522

# U liefde en u trou

U lief - de en u trou,

o Heer, om - vat die aar - de;

dit is ge - tui - e - nis

van u ver - sor - gings - da - de.

1 1b 2 3 4 5 6

X Lied :

522

1(b)

Ook ek het hier 'n plek,
'n tuis - te in die land;
ek glo en ek be - ly:
U het my hier ge - plant.

2

U wat vermoëns gee,
o Bron van alle goedheid -
ek vra 'n vaste gees
en bid vir my gesondheid.
Laat my die sin ervaar
om U daarmee te dien,
want U het my genooi
om na U op te sien.

3

Gee vir my dagtaak, Heer,
die insig in wat saak maak
waar ek met ander werk
of waar ek oor my huis waak.
Gee dat ek in my amp
my roeping waardig bly;
bo-al my plig kan doen,
aan U my offer wy.

4

Gee my inskiklikheid
teenoor my naaste, Here,
om met my medemens
in harmonie te lewe.
Die vrede bo verstand
wat net U stuur, bid ek:
Laat dít my hart beheers
en oor my denke strek.

5

Is dit u wil vir my
dat ek in voorspoed lewe,
leer my erkentlikheid
aan U, my Heer, die gewer.
Maar as ek teenspoed tref
en droefheid ook moet ly,
wil U my dan vertroos;
my daardeur begelei.

6

Is dit u wil vir my
om oud te word in jare,
gee my dan waardigheid,
'n kroon van gryse hare.
En wanneer ek moet sterf
laat rus my in die grond
om eenmaal op te staan
in ewig' môrestond.